507

# Hemelse Vader, U heers op u troon



He - mel - se Va - der, U heers op u troon,



U is ook o - ral waar ons woon.



Dit is ons troos as ons twy - fel of vrees:



U sal ons God vir e - wig wees.

1 2 3 4

X Lied :

2

Volke mag worstel
en oorlog verklaar,
mense mag stryd voer met mekaar.
Sterre, planete mag brand
en vergaan -
U troon sal ewig bly bestaan.

3

Smart of tragedie
mag ons hier oorval -
dit tref ons male sonder tal.
As ons verbyster net staan
en bly staar,
bly U ons God. U's altyd daar!

4

Vader, ons weet ons kan
nêrens heen dwaal,
U sal ons altyd weer kom haal.
Niks stuit u liefde en majesteit,
Here ons God, in ewigheid.